SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 11 NOVEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

BESOEK IARU STALLETJIE BY ITU TELECOM 2001

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

SARL PUBLISEER ROEPSEINBOEK

HERDENKINGSDIENS WORD VANDAG UITGESAAI

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

FIKSIE WAT WERKLIKHEID GEWORD HET.

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

BESOEK IARU STALLETJIE BY ITU TELECOM 2001

Amateurs word aangemoedig om die IARU stalletie by die ITU Afrika Telecom 2001 te Galagher Estates te besoek. Dit is van 12 16 November oop en besoektye is 10:00 tot 17:00. Moenie dit misloop nie.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Die volgende Algemene Jaarvergadering van die SARL word op 20 April 2002 gehou word en ter voorbereiding van die geleentheid word nominasies en mosies ingewag. Daar is tans 6 vakatures op die Raad en volgens Reël 16.2 word nominasies gevra van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as 6 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word. Elke nominasie moet die volgende insluit: 1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde. 2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde. 3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien indien verkies. 4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. 5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel en sekondeer. Die nominasies moet die Sekretaris nie later nie as 30 November bereik. Mosies vir voorlegging aan en bespreking by die Algemene Jaarvergadering van die SARL word vanaf lede ingewag. Elke mosie moet die volgende bevat: 1. 'n Duidelike beskrywing van die mosie. 2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie. 3. Elke mosie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. Die mosies

moet die Sekretaris nie later as 14 Desember 2001 bereik nie. Die nominasies sowel as die mosies moet geadresseer word aan: Die Sekretaris, SARL en gepos word aan Posbus 101465, Scottsville, 3209 of gefaks word aan 033 260 5586. Ander kontakbesonderhede is: Tel 033 260 5952 en e-pos zs5kd@futurenet.co.za.

SARL PUBLISEER ROEPSEINBOEK

Die SARL is voornemens om in die nabye toekoms 'n roepseinboek te publiseer. Ons versoek ALLE radioamateurs wie se adresse en roepseine verander het, om HK spoedig daarvan te verwittig sodat alle inligting in die nuwe roepseinboek so korrek as moontlik sal wees. Dit sal baie jammer wees nadat al die moeite gedoen is om 'n nuwe roepseinboek te publiseer, te vind dat honderde besonderhede foutief is. Dit mag wees dat jy voorheen jou besonderhede verstrek het, maar maak asb seker dat dit korrek aangeteken is. Vra 'n SARL lid wat 'n rekenaar het om jou besonderhede na te gaan of vra jou klub se komiteelede om dit te doen. Ons wil poog om dit inligting so korrek as moontlik te hê, maar ons kan dit net met jou samewerking bereik. Ons bedank jou by voorbaat daarvoor. ZS5 amateurs kan Laurie ZS5DL kontak by 031 709-1598 of per e-pos by: Zs5dl@futurenet.co.za.

RADIO SONDER GRENSE SAAI VANDAG DIE JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS UIT.

Radio Sonder Grense saai vandag die jaarlikse Herdenkingsdiens uit ter huldiging van al die radioamateurs wat in die Wêreld-oorloë en ook in diens van Suid-Afrika gesterf het. Die diens word om 10:45 deur ds. Lendes de Villiers, ZS6LLV, gelei. Amateur Radio Mirror International se program sal so geskeduleer word, dat die diens ook ingesluit sal word. Die diens sal oor baie BHF herhalers herlei word en ook op 7082 kHz ESB. Ons versoek alle radioamateurs om gedurende die uitsending radiostilte te handhaaf.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga bedank Radio Sonder Grense andermaal vir hulle vriendelike gebaar om die Herdenkingsdiens vir ons radioamateurs uit te saai.

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

Nominasies word van klubs en indiwiduele amateurs ingewag vir die Radioamateur van die Jaar toekennings. Die toekennings word deur Siemens en die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust geborg en word in twee kategorieë toegeken nl. Radioamateur van die Jaar en Jong Radioamateur van die Jaar. Die eerste is 'n oop kategorie terwyl die tweede beperk is tot persone onder die ouderdom van 25 jaar. Elke ontvanger sal R1000 en 'n sertifikaat ontvang.

Die toekennings is ter erkenning vir 'n belangrike bydrae gemaak aan amateurradio en nie vir persoonlike prestasies soos vir DXCC of bedryfstoekennings nie. Die bydrae tot amateurradio moet op 'n tegniese of promosievlak wees.

Nominasievorms is beskikbaar op die SARL se webwerf of kan aangevra word deur e-pos te stuur aan armi@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Die

sluitingsdatum vir nominasies is 15 November.

SA AMATEURS QSL ASSEBLIEF

Bud Voortman ZS1B, rapporteer dat die ZS1HELL ekspedisie van 'n paar weke gelede ten doel gehad het om vir die WAZS toekenning te kwalifiseer. Sover het hulle nog net 50 QSL kaarte ontvang. Dit is belangrik dat hulle 'n QSL kaart van elke ZS stasie wat hulle gekontak het, ontvang. Stuur asb jou QSL kaart so gou moontlik aan posbus 273, STRAND, 7140. As jy nie 'n QSL kaart besit nie, vul die gegewens op 'n poskaart in, dit sal aanvaar word.

ANTENNAS EN DIE WET

Bespreek nou jou sitplek vir die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied word. Besprekings per e-pos aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991-5651.

NUUS UIT ANDER DELE VAN DIE WêRELD

1. AFRIKA INDRINGERS BESET ONS BANDE

Afrika indringers beset baie van ons bande. Die Kenia Monitorko- ordineerde, Ted Alleyne, 5Z4NU, was vir die eerste twee weke van die maand in Kalifi, 60 km noord van Mombasa. Ontvangstoestande was baie goed en baie Somali indringers was gehoor, veral op 30 meter (die regmatige gebruikers, die amateurs in Kenia, mag dit nie gebruik nie). Voortplantings toestande op 40 meter het gedurende die tydperk verswak, tenspyte van die hoër sonvloed en was die band baie still van 08:00 tot 15:00 UTC. Toe het die verskuilde indrigers en ongeïdentifiseerde uitsaaistasies die band beset. Ongeveer 260 indringers was gehoor.

Somalies was weer aktief in Uganda op 30 en 20 meterbande. Sendingstasies, die Tanzaniese Elektrisiteit Maatskappy, toeristefirmas en landbouhoewes was aktief in Tanzanië en militêre gesprekke was in Tanzanië en Kenia op 40 meter gehoor. Minder indringers was in Suid-Sudan op 40 en 20 meter gehoor. DRK indringers was op al die bande tussen 40 en 15 meter aktief behalwe 10 meter. Die Tete polisie in Mosambiek gebruik steeds 7076 kHz.

Die uitsaaistasie "Voice of the Broad Masses" in Eritrea is altyd op 7100 kHz. Baie indringers op 40 meter in die nag was nie geïdentifiseer nie. Kriptiese boodskappe word dikwels op 14.00 MHz gehoor en is baie gewild by indringers. Indringers verskaf baie foonverbindings met koordlose telefone op 2 meter en ook op simpleks, moontlik met handradios.

Suid-Afrikaanse amateurs moet nou aktief optree en die SARL IARU Monitorstelsel-span met verslae voorsien sodat die SARL kan optree en regerings-agentskappe betrek om besware aan te teken by verskillende sektore. Suid-Afrikaners kan net besware aanteken as die onwettige indringers in die amateurbande in Suid-Afrika gemonitor was, m.a.w dit belemmer ons gebruik van die bande. Stuur al julle monitorverlae aan SARL raadslid Laurie Devereau,

ZS5DL, per e-pos by: zs5dl@futurenet.co.za of per telefoon by: 031 709-1598. Meld in die verslae tyd, frekwensie en identifikasie van die indringer. Vir meer besonderhede besoek die IARU webwerf: www.iaru-r1.org en volg die skakel na die monitorstelsel webwerf.

AFSTANDBEHEERDE HF STASIE

Dave Gould, G3UEG, het 'n spesiale eksperimentele permit ontvang om 'n HF stasie op te rig wat per telefoonlyn beheer kan word. Die moontlikheid om afstandbeheer toe te pas het baie voordele want meer effektiewe antennas kan op gerig word weens beperkings en erf groottes tuis. Dit kan ook ver weg van mensgemaakte ruis opgrig word en ook om weg te kom van EMV. (Q-NEWS bron)

FIKSIE WAT WERKLIKHEID GEWORD HET.

Amateurs in 'n Suid-Amerikaanse land het baie hardverdiende geld in nuwe 70 cm apparaat belê, ter voorbereiding van satellietwerking. Uitgebreide antennastelsels was opgerig en baie ander amateurs was met groot verwagting gereed vir die lansering van 'n aantal satelliete. Toe kom die slegte nuus dat die regering die 70 cm band opgeveil het en dit van hulle weggeneem. Versekeringsmaatskappye het nie belanggestel nie, alleen die Nasionale Amateurradio Vereniging was bereid om die saak te beveg. Baie nie-lede nie, het toe aangesluit.

Met Internasionale hulp en die groot ledetal, het die regering onder die druk van die Nasionale Amateurradio vereniging geswig en die 70 cm band aan radioamateurs teruggegee.

Wil ons wag totdat dit die hier gebeur? Dit kan die 40 of 20 meterbande wees. Oordeel self. Die moraal van die storie is, sluit by die Suid-Afrikaanse Radioliga aan, dis die beste versekeringspolis wat jy kan uitneem en dis goedkoop. Hulle is daar om die amateurdiens in Suid-Afrika te beskerm. Hulle benodig jou lidmaatskap en ondersteuning. Skakel Mandae tot Vrydae 011 675 2393 of per e-pos sarl@intekom.co.za en moenie dat dit in Suid-Afrika gebeur nie.

JARIA

Jaria is gekanselleer omdat geen skool of klub geregistreer het nie. Dis jammer dat so gulde geleentheid om amateurradio na skole te neem verlore is.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans en Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings

behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY …………………… vanuit ……………………. U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex